spronklikheid van gees, sy ryke belesenheid, sy intensiteit van karakter, sy onbevangenheid van gemoed, sy ywer en toegewydheid, sy genialiteit en genaakbaarheid 'n diep indruk gemaak op almal wat in die sfeer van sy invloed gekom het. Hy is gestorwe, deur vele beween, en sal lank in geseënde nagedagtenis gehou word.

Ná die vertrek van ds. H. P. van der Merwe het die gemeente ruim veertien maande vakant gebly. Beroep ná beroep is tevergeefs uitgebring. Eindelik het die keuse geval op die geliefde oud-leraar

## DS. S. P. HELM.

Hy was intussen van die sendingveld teruggekeer en ook getroud en in die gemeente Umtata werksaam gewees. Tot groot blydskap van sy ou gemeente het hy die beroep aangeneem, en is hy 25 April 1904 op Britstown bevestig deur ds. J. D. Louw, van Vosburg, wat toe Konsulent was. Aan die bevestiging het verder deelgeneem: Ds. P. van der Merwe, wat die bevestigingsrede gehou het, en ds. G. Malherbe, eerw. P. Pienaar (plaaslike sendeling) en mnr. Japie Eksteen, die evangelis wat onlangs gestorwe is. Na aanleiding van die terma "Geen Stilzwijgen" het ds. Helm in sy intreerede oor Jes. 62: 1, 6, 7, gehandel oor (1) Geen stilzwijgen—bij de profeet; (2) Geen stilzwijgen—bij het volk, en (3) Geen stilzwijgen—bij God. Hy het weer twee jaar geseën en ywerig in die gemeente gearbei, hoewel sy gesondheid nie na wens was nie. In Mei 1906 het hy ter wille van die verswakte gesondheid Britstown verwissel vir Kalkbaai, wat 'n baie kleiner en makliker werkkring was. Nadat hy ook nog later in die gemeente Oudtshoorn as twede leraar gestaan het, is hy in 1913 om gesondheidsredene afgetree, en op 17 Julie 1917 is hy sy ewige rus ingegaan. Hy was 'n man van diepe ootmoed, besliste standvastigheid, innige godsvrug, nougesette toegewydheid en ywerige sendingliefde. Sy wedúwee is nog gespaar.

## DS. A. J. VAN WYK.

Hy het van Heidelberg, Kaap, gekom, en is binne 'n maand ná die vertrek van ds. Helm, op 16 Junie bevestig deur die Konsulent, ds. H. J. L. du Toit, van Richmond. Die bevestigingsrede oor Neh. 2: 10, is gehou deur ds. Z.

van Wyk, 'n broer van die bevestigde, wat sy intreerede oor 1 Kon. 18: 38 gehou het. Die Konsulent het in sy verslag in "De Kerkbode" hieromtrent aangemerk: "De intreerede was een zeer aangenaam en gezegend woord. De Kerk was goed gevuld bij deze gelegenheid, en niemand werd in zijne verwachting teleurgesteld. God spare den



Ds. A. J. van Wyk.

nieuwen leraar lang voor deze gemeente en make hem tot een grooten zegen." [11] Hierdie bede is verhoor. Ds. Van Wyk het omtrent ses jaar lank, tot begin van 1912 'n groot geseënde werk in die gemeente gedoen, toe hy 'n beroep aangeneem het na Kuilsrivier. Hy arbei tans op Franschhoek en stuur die volgende boodskap aan sy ou gemeente:

---

11) "De Kerkbode," 1906, pag. 301.

## 'N VRIENDELIKE BOODSKAP

Meer dan 22 jaar gelede, in die winter van 1906, het my eggenote en ek met drie kinders van ons eerste gemeente Heidelberg, K.P., op Britstown aangekom. Van die broeders, Kerkeraadslede, wat ons op die stasie kom ontmoet het, staan my twee gesigte duidelik voor die gees, dié van die broeders Charl Viljoen en Jan Weideman. Omdat ek toe as 'n vreemdeling daar aangekom het, herinner ek my nie meer, wie die ander was nie. Maar gedurende ses onvergeetlike jare het ons kennis gemaak met Britstown, met elke huisgesin van die gemeente.

As ek die bogemelde twee name noem, dan dink ek meteens aan baie andere wat ons vooruitgegaan het. Die lys sal te lank word, en ek sal miskien 'n dierbare naam oorslaan, en daarom noem ek liewer nie meer name nie.

Britstown van dié dae het vroom mense gehad. Daar was 'n groot aantal manne en vroue van diepe, innige godsvrug. Daar was manne, met wie die leraar kon gesels oor die Formuliere van Enigheid van ons Kerk. Daar was eerbied vir heilige dinge, vir die Sondag, die Kerk en die Bybel. In dié dae het mense nog gesprekke gevoer oor die groot heilswaarhede, en mekaar vertel van persoonlike, geestelike ondervindings. Daar was deeglike voorbereiding in die gewyde geskiedenis en in die Kerkleer vir die Aanneming. Ja, ons het daar nie alleen die vrugte van die werk van godvrugtige leraars en leraarsvroue aangetref nie, maar ook die invloed van die voorbeeld van vrome voorouers, en die bewyse van genade in die harte.

Britstown is van toe af baie verander. Baie liewe kinders van die Heer is heengegaan na die Huis van die Vader met vele wonings. Ons leef nou ook in 'n ander tyd.

Tot ons spyt kan ons nie die verrigtings in verband met die Jubelfees bywoon nie. Dit sou 'n voorreg gewees het om by dié besondere geleentheid bekendes, en vriende (-inne), broeders en susters in die Heer te mag ontmoet. Daar sal seker 'n ernstige stemming heers, en die gemeente sal sig gedronge voel tot *dankbaarheid*, tot *verootmoediging*, tot *nuwe geloofsvertroue*, en tot *toewyding*.

En wat sal my nederige boodskap wees? Ek sal die gemeente herinner aan die woorde in Hebr. 13: 7, 8:—"Gedenkt uwen voorgangeren, die u het Woord Gods ge-

sproken hebben; en volgt hun geloof na, aanschouwende de uitkomst hunner wandeling. *Jezus Christus is gisteren en heden dezelfde en in der eeuwigheid,*" veral die laaste woorde.

Mag ons onveranderlike Heer en Saligmaker Self teenwoordig wees op die fees, en mag Sy grote Naam by dié geleentheid verhoog word. Word Hy nie in die harte van die feesgangers groot gemaak nie, dan is die fees 'n mislukking.

Namens my eggenoot en myself bid ik die gemeente 'n geseënde feesviering toe. Mag die gemeente Britstown steeds 'n belangrike deel uitmaak van ons Kerk, maar veral van die Koninkryk van onse Heiland.

Heilbiddend die uwe,

A. J. VAN WYK.

Franschhoek,
September 1928.

Ds. Van Wyk is spoedig opgevolg deur

DS. D. DU P. STEYN, B.A.

Hy het van Glen Lynden gekom, en is 8 Junie 1912 bevestig deur Ds. P. J. du Toit (Konsulent), van Vosburg. Benewens die Konsulent het aan die plegtigheid deelgeneem: Ds. P. van der Merwe, die gemeente se oud-leraar wat toe op Boshof werksaam was en di. C. W. Alheit, J. G. Perold, W. P. Steenkamp, Th.Dr., en C. M. Hofmeyr. Die laasgenoemde het die bevestingsrede gehou oor 1 Pet. 5: 2, 4. In "De Kerkbode" van 27 Junie 1912 staan: "Op den Zondagmorgen sprak Ds. Steyn zijn eerste woord tot de gemeente, over Exodus 3: 9, 10. Het woord kwam met stille kracht, en na wij vertrouwen, met zegen voor velen.

Sedert dat woord aangehoord was, leeft het vertrouwen in het hart der gemeente, dat God die hem naar Britstown gezonden had, hem ook tot bestendigèn zegen voor de gemeente gebruiken zal." En so was dit ook, hoewel nie lank nie, want in 1915 het hy sinkingkoors gekry en ten gevolge daarvan so seer aan 'n verswakte hart gely dat hy hom genoodsaak gesien het om sy emeritaat aan te vra—tot groot leedwese van die gemeente. Op 24

Julie het hy eervol ontslag ontvang en so verswak was sy gesondheid dat hy nie eens in die Kerk kon afskeid neem nie. Gelukkig is hy deur Gods grote goedheid herstel en kon by die volgende jaar 'n beroep aanneem na Paterson. Hy bearbei tans die gemeente Pearston en stuur die volgende boodskap vir die Jubelfeesviering:—



Ds. D. du P. Steyn, B.A.

## HERINNERINGE VAN BRITSTOWN!

Deur Ds. D. du P. Steyn, B.A.

Watter gemengde gewaarwordinge wek die naam nie altoos by ons op nie!

Die eerste herinnering dagteken van die dae van die interessante Sondagoggend-Bybelklas op Stellenbosch deur wyle prof. Hofmeyr gehou: Op 'n seker Sondagoggend het hy ons vertel van die toegewyde predikant, wat 'n aangename, liefhebbende gemeente verlaat het om na die verre en toe nog woeste en gevaarvolle Mashonaland te gaan. Daardie held onder ons predikante was ds. Sam. Helm.

Die gemeente, wat hy vir die latere Morgenster vaarwel gesê het, was Britstown.

En die indruk op ons gemoed van daardie mededeling deur die geliefde Professor op sy eie onvergelykelike manier gedaan, was onuitwisbaar.

Die twede keer waarop Britstown weer sterk ons aandag getrek het, was nie al te lank voor die Sinode van 1909 nie. Ek meen dit was *De Kerkbode*, wat in een van sy uitgawes melding gemaak het van die besluit van 'n kerkraad om vir 'n aantal jare £200 per jaar aan die Kerkraad van Salisbury te betaal om daardie indertyd mees noordelike gemeente in ons ganse Kerk te help haar kerklike belange te behartig. Met reg het een van ons predikante in gemelde Sinode daardie edelmoedige besluit een van die edelste besluite wat ooit deur 'n kerkraad genome is en in die blaaie van 'n notuleboek geskrewe staan, genoem. En weer was dit 'n besluit van die Kerkraad van Britstown!

Min het ons toe kon droom dat ons nog eendag onder die ry van opvolgers van wyle ds. Helm sou getel word, om persoonlik kennis te maak met die blywende voetspore wat hy daar agtergelaat het.

En werklik val boweop nog verlede jaar die grote voorreg ons te beurt om 'n besoek aan Morgenster, hoofstasie in Mashonaland, te bring, 'n lieflike plek, waar lieflike mense 'n lieflike werk op lieflike wyse verrig! En van daardie stasie was ds. Helm een van die fondamentlêers.

Sy naam en dié van sy selfopofferende broer, dr. John Helm, sal op daardie stasie nooit sterwe nie!

Vrydag n.m., 7 Junie 1912, het ons vir die eerste keer voet gesit op die grond van Britstown. Die aand tevore het wyle ouderling Nic. van der Merwe (Leeuwenkloof) en diaken Danie Roux ons op De Aar tegemoet gekom.

In Julie 1914 het 'n ernstige krankheid ons aangetas Van Sondag, 2 April 1915, tot Sondag, 23 Mei 1915, het ons weer die gemeente kon bedien. Toe het die krankheid hom herhaal. Gedurende Julie 1915 het di. H. J. L. du Toit en C. M. Hofmeyr ons in die siekekamer demissie kom gee. Die volgende maand het ons die gemeente vir goed verlaat.

Gedurende ons betreklik korte bediening het tot stand gekom die behoeftige koshuis vir arm kinders, wat ver van bestaande skole gewoon en sonder behoorlike onderwys opgegroei het.

Morgenzon is die voorloper van die dosyne geboue wat jare daarna eers vir die huisvesting van arm kinders gestig en soms ook gebou is. Op hierdie gebied was die Kerkraad van Britstown ook 'n baanbreker.

Dan is die bou van die eerste baie groot dam vir besproeiingsdoeleindes ook in dieselfde tyd voltooi. Hiervan dra sir Thomas Smart, 'n oud-geneesheer van die dorp, die eer; en die werk is voltooi onder die bestuur van die heer J. H. Mugglestone, lid van die gemeente en 'n man uit één stuk!

Die Ring van Beaufort-Wes het in Oktober 1912 op Britstown vergader. Van die Ringslede besit ons nog 'n portret wat in waarde behou word. Alleen di. H. J. L. du Toit en M. S. Daneel (destyds van Fraserburg) is nog in die oud-ringsressort.

Ds. (later dr. en nou wyle) H. P. van der Merwe, ook 'n vroeër predikant van die gemeente, was ook tegelykertyd daar, het o.m. die Aksiediens gelei, tot teksvers gekies Psalm 23: 1 en oor ,,De Geloofsbetuiging, Geloofsverzekering en Geloofstoeëigening,'' in dié woorde vervat, gesproken, en dit soos hy alleen dit kon.

Afgevaardigde ouderling op die ringsitting was die vriendelike oom Dirk Viljoen—,,waarlik een Israeliet, in wien er geen bedrog was.''

Maar daar was indertyd edele liede onder die lede van die gemeente: Die b.b. N. J. S. van der Merwe (Leeuwenskloof), Dirk Viljoen—beide helaas! gedurende ons dienstyd gestorwe—Arie Blomerus, Jozua Loots, Charl Viljoen was almal manne wat respek afgedwing en liefde opgewek het by diegene wat die eer gehad het om hulle persoonlik te leer ken. En daar was nog meer sulke pilare van die gemeente en Gods koninkryk.

Daar was ook voortreflike vroue, wat die Heer gevolg het om Hem te dien; maar ons moet liewers nie name noem nie.

Op die gebied van die boerdery was die heer (nou wyle) F. C. Baly 'n uitstaande persoon. En behalwe 'n knap boer, was hy 'n ,,gentleman'' en 'n kinderlik gelowige.

Solank as ons lewe gespaar bly, sal ons met dankbaarheid terug sien op voorregte wat ons gesmaak het, vriende met wie ons gelukkig verkeer het, en na belangrike ondernemings wat voltooi is.

Die gemeente Britstown het baie in haar verlede wat besonder skoon is, en waarop sy vir die toekoms kan voortgaan om wat lieflik is te bou.

Gelukkig kon die gemeente hom spoedig weer verbly in die besit van 'n eie leraar in die persoon van

PROPONENT K. W. LE ROUX.

Hy is in die vyftigjarige geskiedenis van die gemeente die enige van sy leraars wat as 'n jong proponent soontoe gekom het. Sy bevestiging het plaasgevind 18 Desember



Ds. K. W. le Roux.

1915, en wel deur ds. Du Toit, van Vosburg, wat nog steeds Konsulent was. Ds. H. P. van der Merwe, die vroeëre leraar, wat toe op Robertson gestaan het, het spesiaal oorgekom om die bevestigingsrede te hou—ook omdat proponent Le Roux 'n seun van sy toenmalige gemeente was. Aan die ordening en bevestiging het deelgeneem behalwe die genoemdes: Di. A. A. van Schalkwyk en J. M. Hofmeyr, en eerw. A. J. Kropholler. Na aanleiding van Joh. 19: 4: "Zie, ik breng Hem tot u uit" het die bevestigde gewys op: (1) Die werk van die predi-

king; (2) die doel van die prediking, en (3) die vrug van die prediking." Die verslaggewer in "De Kerkbode" van 30 Desember 1915 sê: "Zeer aangenaam was het voor ons naar zijn eerste woord te luisteren. De Heer Zelf stemme de gemeente tot rechte dankbaarheid en gebruike Zijn jeugdigen knecht tot redding van vele zielen." En dit het die Here ook gedaan solank hy in die gemeente gebly het, tot 25 Januarie 1925, toe hy vertrek het na Gibeon in Suidwes, waar hy nou nog arbei. Tot ons spyt kon ons van hom geen boodskap vir opname in hierdie boek ontvang nie hoewel ons aan hom getelegrafeer het.

Die dag ná die afskeid van ds. Le Roux is 'n beroep uitgebring op die teenswoordige leraar:

## DS. CORNELIS JOHANNES GROBLER.

Hy is 22 Januarie 1880 gebore, en ná voltooide studie aan die kweekskool op Stellenbosch in 1911 gelegitimeer. Sy ordening op 26 Julie 1912 het plaasgevind in die Paarl, waar hy as hulpprediker ongeveer 'n jaar werksaam was toe hy 'n beroep aangeneem het na Douglas, waar hy gearbei het tot 1920, toe hy na Niekerkshoop gegaan het. Van die laasgenoemde standplaas het hy na Britstown gekom. Aan "De Kerkbode" van 6 Mei 1925 ontleen ons die volgende besonderhede omtrent sy ontvangs en bevestiging:—

> "Britstown.—Saterdag 18 April 1925 was vir ons gemeente 'n dag van groot feestelikhede. Die môre om 8.30 het die markplein al gewoel van motors, karre en perderuiters. Stadig beweeg die stoet, bestaande uit 44 motorkarre, 13 karre en 7 perderuiters hulle na Theron se Dam, om daar ons nuwe leraar te verwelkom. By sy aankoms is daar 'n Psalm-vers gesing geword, en 'n gebed gedaan deur Eerw. Weich, en toe weer terug na die Kerksaal. Daar is deur die kinders die lied: 'Breng my de oude tijding' gesing, en is adresse aangebied. Die voormiddag was daar 'n A.C.V.V.-basaar, wat die som van £46 opgebring het. In die namiddag is 'n dinee gegee aan die dominee en sy gade en al die Kerkeraadslede. Dieselfde aand het ons Konsulent, Ds. Du Toit, van Vosburg, die woord gevoer by die bevestiging, en Sondagmôre het Ds. Grobler sy intreepreek gelewer oor die teks: 'Ik schaam mij het Evangelie van Christus Jezus niet.' —B.S."

# KORT OORSIG VAN DIE GEMEENTE OP KERKLIK-GEBIED.

Uit die laaste Ringsverslae blyk die volgende besonderhede op kerklik-gebied:—

1. *Huisgodsdiens.*—Dit is met dankbaarheid dat die Kerkraad kan getuig dat die goeie gewoonte van huisgodsdiens nog in die meeste huisgesinne gevind word. Tog word hierdie geseënde instelling van onse voorvadere, in onse tyd, nie meer hoog genoeg gewaardeer nie. Die Bybel, egter, word gelukkig nog orals aangetref en ook nog steeds aangeskaf, as die onmisbare Boek in die huis.

2. *Openbare Eredienste.*—Wegens die buitegewone omstandighede, deur die droogte veroorsaak, word vele aangesigte by die openbare eredienste gemis. 'n Heel aantal van ons gemeentelede is weg van huis,—swerwende met hul vee, in ander dele van ons land. In die reël, egter, word die godsdiensoefeninge in die Kerk vry goed bygewoon.

Veral word opgemerk dat persone die aanddienste bywoon, wat anders in die kerk gemis word.

Oor die kerklike inseëning van die huwelik val nie te klae nie. Die kerklike kry gelukkig nog die voorkeur bowe die magistraats-inseëning.

3. *Bidstonde.*—Daar is, Gode sy dank, 'n tamelik aantal getroue biduurgangers. Die wekelikse, gemeentelike bidstond word, in die reël, bygewoon deur 'n aantal van 70 tot 100 persone. Ons sou, egter, wens dat meer tonge wou losgaan om, nie alleen die Heer te bely nie, maar Hem ook openlik in die bidstond aan te roep. Die Susters-bidstond vind elke Donderdagnamiddag plaas. In die buitewyke word ook maandeliks biduur gehou. Die bywoning kan orals beter wees.

4. *Die Maatskaplike lewe.*—Dis aangenaam om te kan verklaar, dat—met weinig uitsonderinge—op hierdie gebied, daar 'n taamlik bevredigende toestand in die gemeente heers. Twistinge en verdeeldhede, in wyke of in huisgesinne, word nie op grote skaal gevind nie. Dis selfs bemoedigend om te sien, dat daar tussen die volkspartye, al meer 'n gees van verdraagsaamheid word opgemerk. In tye van nood en siekte en ander ellende word die christelike gees van hulpvaardigheid byna orals in die gemeente aangetref.

5. *Die Geestelike lewe.*—Op hierdie gebied is daar gelukkig nog heelwat bemoedigende tekens te bespeur. Die sware en drukkende tye, wat ons deurmaak, het meer as een tot nadinking gestem, met die gevolg dat by vele 'n grotere mate van belangstelling in geestelike sake geopenbaar word. Die tasbare bydrae vir die sake van Gods Koninkryk, nieteenstaande die drukkende droogte,—is daar 'n bewys van. Die ondersteuning aan die plaaslike sending gegee, veral by die jaarlikse Sendingbasaar, was mooi en die samewerking hartelik. Die opbrings vir Sending was in die laaste jaar oor die 15s. per lidmaat gewees.

Die hulpgenootskappe, soos die V.S.B., A.C.V.V., M.S.A., Kinderkrans en Sondagskool, verkeer almal in 'n tamelik bloeiende toestand.

Nieteenstaande die skriklike droogte van 1927 staan die gemeente finansieel nog gesond.

Die kerkgebou (in 1892 opgerig) is so pas van binne en van buite geheel vernu geword. Mag die hart van die hele gemeente by die Jubelfees vrolik en dankbaar gestem wees, jeens die Koning der Kerk!

*Sendingwerk.*—Behalwe die V.S.B., M.S.A., en Kinderkrans, wat almal ten doel het die uitbreiding van Gods Koninkryk, bestaan daar 'n plaaslike Sendinggemeente, bearbei deur eerw. J. J. Fourie. Die moederkerkraad waarborg die salaris van die sending. Hierdie gemeente tel nou 1,200 siele en 145 lede. Hy is in 1882 gestig en voorheen bearbei deur eerww. P. Pienaar, W. L. Hanekom, J. M. N. Breedt en J. J. Blomerus. Laasgenoemde is 'n seun van die gemeente en eerw. H. P. Blomerus van Boshof is dit ook, asmede ds. P. van der Merwe van Durbanville.

## KORT OORSIG OP OPVOEDKUNDIG GEBIED.

By die stigting van die gemeente het dit met hierdie saak natuurlik nog maar swak gestaan.

In daardie ou dae het die grote saak van die opvoeding nog nie die regte aandag gekry nie.

Nie lang na die stigting, het die Kerkraad, egter, hierdie saak aangepak en 'n Kerkskool gestig, met sekere mej. Marais as onderwyseres.

Die skooltjie het ontwikkel, en verskillende stadiums deurgemaak tot dat dit deur die Regering oorgeneem is.

Die man, wat veral veel vir die plaaslike opvoeding gedaan het, was mnr. Tommie Theron, L.V., van Britstown.

As gevolg staan daar vandag 'n Hoër-Skool op Britstown wat sy naam dra, nl. die Theron Hoër-Skool, waar 13 lede op die staf dien (4 mans) om aan oor die 300 kinders onderwys te gee.

Onder toesig van die Skoolraad bestaan daar 7 skole in die gemeente, waarop oor die 400 kinders onderwys ontvang, deur 20 onderwysers(esse) meegedeel.

In verband met die Hoër-Skool bestaan daar ook 'n Debats- en 'n Christen-Studente-Vereniging tot verstandelike en geestelike opbou van die jeug. 'n Aantal kinders uit die gemeente word elders opgelei—een tot predikant op Stellenbosch, 'n paar tot Sendeling op Wellington, ander tot onderwysers in opleidingskole, en nog ander bvind hul in industriële inrigtings.

Ongeveer 50 behoeftige kinders word in 2 kerkkoshuise op die dorp gehuisves onder die Armkoshuis-Ordonnansie.

Mag ook in hierdie opsig die opofferende pogings van die Kerkraad nie vrugteloos wees nie!

## MY BOODSKAP AAN DIE GEMEENTE.

Moet ek by hierdie geleentheid 'n spesiale boodskap aan die gemeente bring, dan het ek niks beters as die volgende aanhalinge van die Psalmdigter uit Ps. 96:—

,,Zingt den Heere een nieuw lied! Zingt den Heere, looft Zijnen Naam! Boodschapt Zijn heil van dag tot dag!

De Heere is groot, en zeer te prijzen. Majesteit en heerlijkheid zijn voor Zijn aangezicht, sterkte en sieraad in Zijn heiligdom.

Geeft den Heere, gij, geslachten der volken, geeft den Heere eere en sterkte! Geeft den Heere de eere Zijns naams. Brengt offer, en komt in Zijne voorhoven! Aanbidt den Heere in de heerlijkheid des heiligdoms!''

By my bevestiging, 19 April 1925, was my eerste boodskap aan die gemeente oor Rom. 1: 16: ,,Want ik schaam mij des Evangelies van Christus niet.''

Te midde van alle andere werksaamhede is dit nog steeds my hoogste doel in die gemeente, nl., die verkondiging van die Evangelie van Christus, sonder skroom aan alle sondaars.

Hieraan wil ek, deur Gods genade, vashou, omdat ek vas geloof, dat die Evangelie van Christus die enige onfeilbare en saligmakende krag is op aarde.

Mag die viering van Jubelfees vir die ganse gemeente 'n nuwe spoorslag wees om met des te meer ywer die Woord van die Heer en die Kerk van die Heer in ere te hou!

Namens my gade en kinders betuig ek hiermee ons innige dank en waardering vir liefde en toegeneentheid wat ons tot hiertoe in die gemeente geniet het.

C. J. GROBLER.

Britstown, September, 1928.



Ds. C. J. Grobler.

# PRO MEMORIA.

"Om te doen gedenken."

## LERAARS VAN DIE GEMEENTE

1. Ds. Gerrit van Niekerk (1878—1884).
2. Ds. S. P. Helm (1884—1887).
3. Ds. P. v. d. Merwe (1887—1896).
4. Dr. H. P. v. d. Merwe (1896—1903).
5. Ds. S. P. Helm (2de maal) 1904—1906).
6. Ds. A. J. van Wijk (1906—1912).
7. Ds. Du Pl. Steyn (1912—1915).
8. Ds. K. W. le Roux (1916—1924).
9. Ds. C. J. Grobler (1925— .

## EERSTE DOPELINGE.

Die volgende twaalf kinders is op die stigtings-dag van die gemeente, op 13 Mei 1877 gedoop:—

1. Jacobus Willem Schalk van Heerden (geb. 20 Februarie 1877).
2. Catharina Gertruida Liebenberg (geb. 8 April 1877).
3. Hester Cecilia Liebenberg.
4. Zirkia Jacoba Vermeulen (geb. 29 Desember 1876).
5. Marthinus Johannes Pretorius (geb. 14 Januarie 1877).
6. Adriaan Hendrik Stander Botha.
7. Willem Jacobus Petrus Joubert.
8. Johan Adam Petrus Lotriet (geb. 29 Maart 1877).
9. Dirk Petrus Human.
10. Johannes Lukas Geldenhuys (geb. 12 April 1877).
11. Catharina Gertruida Theron (geb. 6 April 1877).
12. David Frederick Baatjes (geb. 6 Januarie 1877).

## EERSTE PAAR GETROUD.

1 Oktober 1877 deur ds. J. J. Kotzé: Marthinus Prinsloo met Anna Francina Joubert.

## EERSTE AANNEMELINGE: VOORGESTEL 30 APRIL 1878.

1. Andries Frederick Willem Steyn.
2. Pieter Abraham Veldsman.
3. John Joseph Barry Steyn.
4. Mathys Adriaan du Preez.
5. Jacobus Petrus Janse van Rensburg.
6. Johannes Godlieb Veldsman.
7. Petrus Daniel le Roux.
8. Ryk Hendrik Meiring.
9. Francois Petrus Joubert.
10. Arie Gerhardus Oberholster.
11. Willem Abraham Jacobus Kruger.
12. Jacób Jugimus Blom.
13. Godlieb Jan Hendrik Snyman.
14. Catharina Gertruida Grovè.
15. Magdalena Maria Benhadie.
16. Elizabeth Maria de Kock.
17. Dorothea Catharina Janse van Rensburg.
18. Agnes Elizabeth Herbert.
19. Maria Petronella Susanna Human.
20. Maria Elizabeth Brits.
21. Hendrina Cornelia Kruger.
22. Johanna Elizabeth Joubert.
23. Maria Elizabeth Magdalena Esterhuisen.
24. Anna Francina Esterhuisen.
25. Sara Johanna Gous.
26. Johanna Sophya Snyman.

## EERSTE KERKRAADSLEDE AANGESTEL BY STIGTING.

*Ouderlinge*: François Petrus Viljoen, Petrus Jacobus van der Merwe.

*Diakens*: Gert Johannes Jurgens du Preez, Thomas Philippus Theron (later L.V.), Johannes Jacob Frederik Brits, Charl Jacobus Viljoen.

Die eerste koster was mnr. Thos. Theron.

## DIE KERKRAAD VAN 1928.

*Ouderlinge*: R. Viljoen, N. J. S. v. d. Merwe, A. F. W. Steyn (Z. M. Blomerus, gestorwe), P. J. Badenhorst, C. J. van Rensburg, D. J. Roux, R. du Preez.

*Diakens*: B. M. Steyn, W. van Niekerk, J. Lourens, G. S. Loots, T. du Toit, J. Basson, C. Viviers, D. Viljoen, G. van Niekerk.

## EERSTE NOTULE-BOEKIE VAN DIE GEMEENTE.

Nadat hierdie gedenkboek reeds in die pers was het die opsteller van die plaaslike leraar die eerste notule-boekie van die gemeente ontvang. Dit beslaan tien bladsytjies blou papier en is in die nette handskrif van Ds. Andrew Murray, Jr., wat oor die eerste Gemeente- en Kerkraadsvergaderinge in 1877 op Britstown gepresideer het. Die leser sal van die besoeke en werksaamhede van Ds. Murray op pagina 12 melding gemaak vind. Om die belangrikheid van hier die eerste kerklike vergaderinge laat ons hier 'n afdruk van die Notule volg:

## GEMEENTE VERGADERING GEHOUDEN TE BRITSTOWN OP DEN 4den JUNIJ 1877.

Voorgesteld door den Heer P. J. v. d. Merwe gesecond: door C. J. Viljoen dat Ds. Murray den Voorzitterstoel inneemt.—Eenpaarig aangenomen.

De Voorzitter maakt bekend de reden waarvan deze Vergadering belegd is.

De Heer P. J. v. d. Merwe stelt voor gesecond: door den Heer Frans Viljoen: dat de middelmuren van het gebouw weggenomen worden—om te dienen tot een tijdelijke noodkerk.

Als Amendament wordt voorgesteld door den Heer Thos. P. Theron gesecond: door den Heer Brits dat er terstond een aanvang gemaakt worde met het bouwen van een noodkerk zonder de middelmuuren weg te nemen.

Als verder Amendement stelt de Heer Charl Viljoen voor dat de middelmuuren worden weggenomen maar er zal ook terstond een begin gemaakt worden met het bouwen van een noodkerk. Dit wordt gesecond: door den Heer du Preez.

Na eenige discussie worden de Voorstellen van den Heer P. J. v. d. Merwe en Charl Viljoen ineengesmolten—luidende als volgt—De middelmuuren van het gebouw worden weggenomen en er worde ook zoo spoedig mogelijk een aanvang gemaakt met het bouwen.

Dit wordt bijna eenpaarig aangenomen daar niemand buiten de voorsteller en secondant voor het Amendement van den Heer Theron stemde.—Veertien leden zijn van gevoelen dat met het bouwen naar bevind van zaken gehandeld moet worden terwijl zestien meenen dat er bepaaldelijk besloten moet worden wat gebouwd zal worden hetzij noodkerk of een tijdelijke pastorie.
Op voorstel van den Heer F. Viljoen gesecond: door den Heer Theron wordt besloten om met het bouwen van een noodkerk een aanvang te maken. Daar niemand iets meer aantemerken had wordt de vergadering door den praeses met gebed gesloten gelijk het ook is geopend geworden.

Andrew Murray, Jr.,

Praeses.

## EERSTE KERKERAADSVERGADERING GEHOUDEN TE BRITSTOWN OP DEN 4 JUNIJ 1877.

Ds. Murray (pro consulent) als Voorzitter opent de vergadering met gebed.

Er wordt besloten dat hij ook het Scribaat zou waarnemen.



MEJ. FRANCINA MARAIS,
eerste onderwyseres op Britstown.

Verder wordt besloten dat de gewone vergaderingen van den Kerkeraad gehouden zullen worden tijdens de Nachtmaalsgelegenheden.—Op voorstel van den Voorzitter wordt besloten dat doopgelden 7s. 6d.—aanneming 10s.—en trouwgelden £1 10s. wezen zullen en dat Maandag trouwdag zal zijn.

Verder dat begraafnisgelden zijn—

Voor iemand boven (15) vijftien jaren 10s.

Voor iemand beneden (15) vijftien jaren 5s.

Voor iemand die eene begraafplaats als eigendom hebben wil zal tien voet vierkant £3 stg. kosten. Br. Thos. P. Theron wordt aangesteld als diaken-kassier.

Br: P. J. v. d. Merwe, gesecond: door Br: du Preez, stelt voor dat B.B. Frans Petrus Viljoen en Thos. P. Theron als afgevaardigden gaan naar Prieska om de belangen der gemeente te behartigen.

Als Secundi worden benoemd de B.B. P. J. v. d. Merwe en C. J. Viljoen.

Aan de afgevaardigden wordt een geloofsbrief overhandigd geteekend door de andere leden van den Kerkeraad. Besloten dat al de leden van den Kerkeraad eene Bouw Commissie zullen uitmaken.

Aan de diaken-kassier wordt £20 12s. 1½d. overhandigd zijnde doop- en collecte gelden van den 13den Mei l.l. Daar niemand meer iets aantemerken heeft wordt de vergadering door den Voorzitter met dankgebed gesloten.

ANDREW MURRAY, JR.,
Praeses.
F. P. VILJOEN.
P. J. VAN DER MERWE.
G. J. J. DU PREEZ.
THOS. P. THERON.
J. J. J. BRITS.
C. J. VILJOEN.

---

## GEWONE KERKERAADSVERGADERING GEHOUDEN IN DE KERK TE BRITSTOWN OP DEN 16DEN JULIJ 1877 S'MORGENS TE 9 URE.

De vergadering werd door den Voorzitter met gebed geopend. De notulen der vorige vergadering worden gelezen, goedgekeurd en onderteekend.

Br: Theron doet rapport van de verrigtingen te Prieska—daar er alleen een lid—Ds. Leibbrandt—tegenwoordig was kon er niets worden gedaan.—Er wordt een brief gelezen van J. J. W. van Zijl de Eerw. Kerkeraad verzoekende om de straat voor de pastorie erven te ontruimen.

Br: v. d. Merwe stelt voor om Br: Brits te verzoeken zulks te doen.—Hiermede stemt de vergadering in.—Op voorstel van Br: Brits wordt er besloten om de som van £1 10s. stg. maandelijks toe tekennen aan Mevr: de Wed. Joubert—door haar schoonzoon Josua Joubert.

De Voorzitter wordt verzocht om de noodige kerkboeken te ontbieden. Verder om iemand te verzoeken om uittezien naar en de prijs te vernemen van een Nachtmaal Servies.

Er wordt verder besloten om de zitplaatsen in de noodkerk uit te geven naar *ouderdom van jaren*. Daar niemand meer heeft aan te merken wordt de vergadering met dankgebed gesloten—nadat bij monde van Br: Theron eene hartelijke danktbetuiging toegebragt werd aan den Voorzitter voor zijne diensten.

A. Murray, Jr.,
Praeses.

F. P. Viljoen.

P. J. van der Merwe.

G. J. J. du Preez.

Thos. P. Theron.

C. J. Viljoen.